# Kom, Skepper-Gees, besoek u kerk

430

Kom, Skep - per - Gees, be - soek u kerk,

U wat ver - nu - we, ons ver - sterk.

Vul self u skep - ping, Heil' - ge Gees,

met krag op hier - die Pink - ster - fees.

1 2 3 4 5

X Lied :

430

2

U is die trooster wat ons lei,

geskenk van God wat by ons bly!

U, Lewensbron, van bo gestuur,

deurgloei ons met u liefdevuur!



1 2 3 4 5

X Lied :

3

Bestraal ons, Bron van alle lig,

en toon ons God se aangesig.

Deur U geheilig, spreek ons mond,

eer ons u dade oral rond.

4

Gee helder lig aan ons verstand

en laat u liefde in ons brand.

Ons self is nog so swak, ons wag

dat U ons sterk met Pinksterkrag.

5

Help ons die vyand teen te staan,

in vrede op ons pad te gaan.

Trek U as leidsman voor ons uit,

word alle bose mag gestuit.